# PSALM 9

Ek wil, o Heer, van blyd - skap juig

en met my he - le hart ge - tuig,

ver - tel van al u red - dings-da - de,

U loof en sing van u ge - na - de.

2.

Die vyand het voor U gewyk,

gevlug, gestruikel en beswyk;

die goddeloses is vernietig,

hul name uitgewis vir ewig.

3.
Ek wil U, God, as regter prys,

U het u reg aan my bewys.

Wie op U steun, die bly behoue.

Ek stel in U al my vertroue.

4.

Dis God wat oor ons lot besluit.

Hy spreek sy oordeel oor ons uit.

Oor almal voer die Here regspraak,

en Hy is billik in sy uitspraak.

5.
Ons kan op U vertrou in nood;

wie by U skuil, word nie verstoot.

Wie na U soek, word nie verlaat nie,

nooit word hul in die steek gelaat nie.

6



Kom sin - gend eer aan Hom be - toon,



die He - re wat op Si - on woon.



Ver - tel die vol - ke van sy wer - ke,



sy won-der - da - de son - der per - ke.

7.
Wees my genadig, staan my by,

dat ek u weldaad kan bely.

U wat my uit die dood terugbring,

in Sion sal ek tot u eer sing.

8.
Die nasies het verstrik geraak

in nette deur hulself gemaak;

dis hoe Hy Hom bekend gemaak het,

toe hulle sélf verstrik geraak het.

9.

Die nasies wat van God vergeet,

maak hulle vir die dood gereed,

maar dié in nood gaan nie tot niet nie,

hul hulpgeroep is nie verniet nie.

10.
Vervul die heidene met vrees.

Laat hul deur U geoordeel wees.

Vernietig hulle trotse wense,

laat hulle weet hul is net mense.